WIKIPEDIA

# Indonesies

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

**Indonesies** (*Bahasa Indonesia*, [baˈhasa indoneˈsia], luister (hulp·inligting)) is 'n Maleis-Polinesiese taal wat deur sowat 23 miljoen mense in Indonesië, Oos-Timor en Singapoer as moedertaal gepraat word. Dit is 'n gestandaardiseerde variante van Maleis en geniet amptelike status in Indonesië. Indonesies word deur sowat 175 miljoen as 'n tweede taal gepraat. In Oos-Timor is dit saam met Engels 'n werkstaal na die amptelike tale Tetoem en Portugees.

In Indonesië word dit algemeen *Bahasa Indonesia* ("Indonesiese taal" of "taal van Indonesië") genoem, maar *Bahasa Nasional* ("Nasionale taal") en *Bahasa Persatuan/Pemersatu* ("Verenigende taal") is ook gebruiklike terme. In die streke van Sumatra en Riau, waar die taal inheems is, verwys die Indonesiërs ook na die taal as *Bahasa Melayu*.

Indonesies/Maleis is verwant aan Balinees, Bandjarees, Chamorro, Javaans, Madoerees, Minangkabau, Palauaans en Soendanees. Dit is ietwat minder verwant aan Filippynse tale soos Cebuano en Tagalog (Filippyns) en het daarnaas nog 'n los verbintenis met Malgassies in Madagaskar.

| **Indonesies**<br>***Bahasa Indonesia*** | |
|---|---|
| Uitspraak: | [baˈhasa indoneˈsia] |
| Gepraat in: | Indonesië<br>Oos-Timor<br>Singapoer |
| Gebied: | Suidoos-Asië |
| Totale sprekers: | 23 miljoen (moedertaal)<br>175 miljoen (tweede taal)[1] |
| Rang: | 41 |
| Taalfamilie: | Austronesies<br>Maleis-Polinesies<br>Kern-Maleis-Polinesies<br>Maleis-Soembawa<br>Maleis<br>Malay<br>Maleis<br>**Indonesies** |
| Skrifstelsel: | Latynse alfabet |
| **Amptelike status** | |
| Amptelike taal in: | ASEAN<br>Indonesië |
| Gereguleer deur: | *Badan Pengembangan dan Pembinaan Bahasa* |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | `id` |
| ISO 639-2: | `ind` |
| ISO 639-3: | `ind (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=ind)` |

## Sien ook

- Indonesiese Wikipedia

## Verwysings


1. "Ethnologue: Languages of the World, Seventeenth edition, Indonesian" (https://www.ethnologue.com/language/ind) (in Engels). Ethnologue. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20200510000746/https://www.ethnologue.com/language/ind) vanaf die oorspronklike op 10 Mei 2020. Besoek op 31 Augustus 2018.


## Eksterne skakels

- Wikimedia Commons het meer media in die kategorie Indonesies.

- Wikiwoordeboek het 'n inskrywing vir Indonesies.
- (en) Indonesian Word Definition (http://www.artikata.com/)
- (en) Indonesian Translation (http://www.indotranslate.com/)
- (en) Indonesian Text to Speech (http://www.kumandang.com/)
- (en) Indonesian Dictionary (http://www.sederet.com/)



**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.

*Hierdie artikel oor 'n taal, taalgroep of taalfamilie is slegs 'n saadjie. Jy kan help deur dit uit te brei (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Indonesies&action=edit).*



Lande waar Indonesies 'n inheemse meerderheidstaal is
Lande waar Indonesies 'n minderheidstaal is

| | |
|---|---|
| **Normdata** | GND: 4086266-5 (https://d-nb.info/gnd/4086266-5) · NDL: 00564096 (https://id.ndl.go.jp/auth/ndlna/00564096) |

Ontsluit van "https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Indonesies&oldid=2208338"